445

# Drie-enig God, ons wil U eer

Drie - e - nig God, ons wil U eer

met smeek- en dank - ge - be - de:

U skenk in wel - be - ha - e, Heer,

aan ons u vol - le vre - de.

1(b)

Geen kwaad kan bly - wend ska - de doen,
want ons is nou met U ver - soen
deur Je - sus, on - se He - re.

2

Aanbidding, dank en heerlikheid
bring ons aan U, o Here,
ons Vader, groot in majesteit -
aan U vir ewig ere.
U spreek één woord, en dit geskied.
Dit staan reeds daar as U gebied.
U weet vóór ons gevra het!

3
O Jesus Christus, Seun van God,
o Lig uit Lig gebore,
U het gesterf na Gods gebod
vir sondaars diep verlore.
En so onskuldig soos 'n lam
het U daar aan die kruis gehang -
in U, Heer, uitverkore!

4

O Heil'ge Gees wat in ons woon,
u krag versterk ons harte.
U help ons God se beeld vertoon
en troos ons in ons smarte.
U laat geloof diep in ons groei,
laat wortel skiet en bot en bloei.
In U is ons vertroue.